WIKIPEDIA

# Tsjeggies

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Tsjegge.*

**Tsjeggies** (*čeština* [ˈt͡ʃɛʃcɪna], *český jazyk*) is 'n Wes-Slawiese taal wat deur sowat 13,2 miljoen mense gepraat word. Tsjeggies word veral in Tsjeggië (10,5 miljoen inwoners), maar ook in die buurlande (spesifiek Slowakye en Oostenryk) en lande met baie Tsjeggiese immigrante, soos die Verenigde State en Kanada, gepraat. Sedert 1 Mei 2004 is Tsjeggies een van die amptelike werktale van die Europese Unie.

Tsjeggies is onder die Wes-Slawiese tale die nouste verwant aan Slowaaks, gevolg deur Opper-Sorbies en Pools. Weens Tsjeggies se nou verwantskap aan Slowaaks kan Slowake en Tsjegge mekaar maklik verstaan. Amptelike dokumente wat in die een land se ampstaal uitgereik word, word in die ander land outomaties erken. Televisieprogramme word sonder vertaling of ondertitels uitgesaai. Die jongste generasie Tsjegge en Slowake vind dit wel moeiliker om mekaar te verstaan aangesien daar ná die ontbinding van Tsjeggo-Slowakye in 1993 nie meer daaglikse kontak met mekaar se tale is nie.[2]

| Tsjeggies<br>*čeština* | |
|---|---|
| Uitspraak: | [ˈt͡ʃɛʃcɪna] |
| Gepraat in: | Tsjeggië<br>Oostenryk<br>Roemenië<br>Slowakye<br>Kroasië<br>Serwië |
| Gebied: | Midde-Europa |
| Totale sprekers: | 10,6 miljoen (moedertaal)<br>2,5 miljoen (tweede taal)[1] |
| Rang: | 70 |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Slawies<br>Wes-Slawies<br>Tsjeggo-Slowaaks<br>**Tsjeggies** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Europese Unie<br>Tsjeggië |
| Gereguleer deur: | Instituut vir Tsjeggies |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `cs` |
| ISO 639-2: | `ces` |
| ISO 639-3: | `ces (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=ces)` |

## Inhoud



## Alfabet

Tsjeggies word met die Latynse alfabet geskryf en gebruik 'n aantal diakritiese tekens, naamlik die háček (ˇ), die accent aigu (*čárka*, ´) en die corona (*kroužek*, ˚). Die Tsjeggiese alfabet lui as volg: Aa, (Áá), Bb, Cc, Čč, Dd, (Ďď), Ee, (Éé), (Ěě), Ff, Gg, Hh, Chch, Ii, (Íí), Jj, Kk, Ll,

Die handgeskrewe Tsjeggiese alfabet

Mm, Nn, (Ňň), Oo, (Óó), Pp, Qq, Rr, Řř, Ss, Šš, Tt, (Ťť), Uu, (Úú), (Ůů), Vv, Ww, Xx, Yy, (Ýý), Zz, Žž; Die letters tussen hakies word tydens sortering (byvoorbeeld in woordeboeke) gerangskik onder die voorafgaande letter. Die letters Q, X en W word slegs in vreemde woorde en leenwoorde gebruik en kom weinig tot baie weinig voor. Die *ů* is in werklikheid dieselfde as die ˙; die *ů* mag egter nie aan die begin van 'n woord gebruik word nie. Ook die *ě* kan nie aan die begin van 'n woord staan nie, omdat die háček aandui dat die voorafgaande letter gepalataliseer word. Die letters *l* en *r* kan ook as klinkers dien, wat kan lei tot 'n sin soos "strč prst skrz krk" (*steek jou vinger in jou keel*).



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

# Struktuur

Die grammatika van Tsjeggies kan as moeilik beskou word. Selfstandige naamwoorde, byvoeglike naamwoorde, die verskillende voornaamwoorde en die telwoorde word verbuig in 7 naamvalle in enkelvoud en meervoud. Die uitgange is nie altyd voorspelbaar nie en kan bowendien vir dieselfde naamval in verskillende variëteite van Tsjeggies van mekaar verskil. Werkwoorde word vervoeg volgens tyd, persoon, wyse en getal. Daarnaas beskik werkwoorde - net soos in die ander Slawiese tale - oor die kategorie aspek, waarmee die voltooidheid of onvoltooidheid van 'n handeling uitgedruk word. Tsjeggies het 'n vaste woordaksent: die klemtoon lê altyd op die eerste lettergreep. 'n Mens moet wel noem dat enklitiese woorde (woorde sonder eie woordaksent) 'n eenheid vorm met die woorde waarby hulle hoort, waardeur die klem byvoorbeeld gewoonlik spring na 'n voorsetsel.

# Sosiolinguistiese situasie

Die sosiolinguistiese situasie van Tsjeggies is baie kompleks, veral as gevolg van die ontstaansgeskiedenis van die huidige standaardtaal. Die situasie is in 'n sekere sin vergelykbaar met die situasie van Nederlands in Vlaandere, al word hulle nog sterker gekenmerk deur diglossie ('n vorm van tweetaligheid). Die amptelike standaardtaal (*spisovná čeština*) word veral gebruik vir geskrewe tekste. In gesproke vorm word die standaardtaal gebruik in die onderwys, in die politieke, wetenskaplike en maatskaplike debat en in die beriggewing op radio en televisie. Die standaardtaal is egter redelik ver verwyder van die moedertaal van die meeste mense. Die meeste Tsjegge het een van die volgende variëteite as moedertaal:




Verspreiding van Tsjeggiese dialekte

- Die sogenaamde *obecná čeština* (Algemeen-Tsjeggies), wat veral in Boheme gebruik word en daar op enkele uitsonderinge na die dialekte verdring het. Dit bevat baie elemente van Praags, en gebruik daarvan word daarom buite Boheme dikwels beskou as 'n onvanpaste uiting van 'pragosentrisme'.
- Streekstale, stadsdialekte en dialekte. Dialekte is die sterkste verteenwoordig in die ooste van die land (Moraviî en Sileziî).

Aangesien die standaardtaal in Tsjeggië altyd 'n taalvorm is wat later op skool aangeleer word, dring elemente uit dialektiese variëteite redelik maklik deur in die taalgebruik van die standaardtaalsprekers. Dit affekteer dan spesifiek morfologiese elemente (vorme en uitgange van byvoorbeeld werkwoorde en selfstandige naamwoorde) en elemente uit die leksikon (woordeskat). Die mate waarin 'n spreker dergelike elemente gebruik as hy die standaardtaal praat, hang af van die formaliteit van die situasie, maar ook van sosiale en streeksfaktore, iemand se ouderdom en taalvaardigheid. Tussen die standaardtaal aan die een kant en die obecná čeština, en die streekstale en die (stads)dialekte aan die ander kant, ontwikkel daar stadigaan 'n nasionale, pan-Tsjeggiese spreektaal (*běžná mluva*). Die posisie van hierdie variëteit is redelik swak en het dit veral begin posvat in die ooste, in die gebiede waar die obecná čeština histories swak verteenwoordig is.

Al hierdie verskillende variëteite is nie duidelik van mekaar afgegrens nie: elemente en kenmerke van die verskillende variëteite loop kontinu deurmekaar, wat veroorsaak dat die taalsituasie in Tsjeggië vir buitelanders kompleks en moeilik onderskeibaar is.

In die daaglikse spraakgebruik is die gebruik van woorde afkomstig uit Duits nie ongewoon nie, byvoorbeeld *ksicht* (vir "gesig; Duits: Gesicht) en *kšeft* (vir handel; Duits: Geschäft - vir winkel).

## Geskiedenis van Tsjeggies

Tsjeggies het 'n bloeitydperk beleef tussen die 13de en die 16de eeu en is daarmee een van die oudste kultuurtale van Europa. Die taal was bruikbaar vir alle denkbare genres wat in daardie periode geskep is, soos kronieke, legendes en in 'n latere stadium ook vir juridiese, teologiese, filosofiese en ander wetenskaplike tekste. Aan die einde van die 16de eeu bereik Tsjeggies 'n groot mate van eenvormigheid en stabiliteit, beide in die geskrewe en die gesproke vorm. Bekende denkers wat Tsjeggies gebruik het, sluit in Jan Hus en Johann Amos Comenius. Tsjeggies beïnvloed in die periode ook ander Slawiese tale, soos Pools, Sorbies en Slowaaks.



Verspreiding van tale in voormalige Tsjeggo-Slowakye in 1930

Die bloeitydperk kom tot 'n einde in 1620, toe Tsjeggië onder die bewind van die Habsburgers kom. Duits en in 'n mindere mate Latyn word die oorheersende tale in die bestuur, die letterkunde en die maatskaplike lewe. Die Tsjeggiese kulturele elite ondergaan 'n sterk germanisering of verduitsing; Tsjeggies word veral aan die lewe gehou deur die bevolking in die stede en op die platteland. Eers aan die einde van die 18de eeu, met die begin van die nasionale wedergeboorte, kom aan die stagnasie 'n einde, toe mense die taal begin beskou as 'n noodsaaklike en onvervreembare onderdeel van hulle eie nasionale identiteit.

Toe die belangstelling vir die eie taal weer toeneem, het die Tsjeggies van die 16de eeu - met sy stabiele norm - inmiddels verlore gegaan. Aangesien die oorheersende taal in die tyd Duits was, was daar 'n probleem by die daarstel van 'n norm wat nie alleen vir mondelinge taalgebruik geskik was nie, maar ook vir alle genres, registers en stylvlakke van die geskrewe taal. Noodgedwonge het mense grotendeels teruggegryp na ou norme. Die ingewikkelde (gekompliseerde) sosiolinguistiese toestand kan tot 'n groot mate teruggespoor word hierna: die taalontwikkeling het - ook weens die gebrek aan 'n norm - in die tussentyd nie stil bly staan nie. Twee persone wat in die tyd in 'n groot mate die huidige vorm van Tsjeggies bepaal het, is Josef Dobrovský, wat in 1809 'n Tsjeggiese grammatika publiseer, en Josef Jungmann, uit wie se pen tussen 1835 en 1839 'n Tsjeggies-Duitse woordeboek verskyn. Die woordeskat is aangepas by die moderne tyd en uitgebrei met leenvertalings en met leenwoorde uit ander Slawiese tale, veral Russies en Pools.

## Verwysings

1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Czech" (http://www.ethnologue.com/language/ces) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/202006100034

39/https://www.ethnologue.com/language/ces) vanaf die oorspronklike op 10 Junie 2020. Besoek op 5 Mei 2016.
2. "Slowakisch ist für junge Tschechen eine Fremdsprache" (http://www.radio.cz/de/rubrik/tagesecho/slowakisch-ist-fuer-junge-tschechen-eine-fremdsprache) (in Duits). Radio Praha. 27 Februarie 2013. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200529235144/https://www.radio.cz/de/rubrik/tagesecho/slowakisch-ist-fuer-junge-tschechen-eine-fremdsprache) vanaf die oorspronklike op 29 Mei 2020. Besoek op 5 Mei 2016.

# Bronne

- Peter Rehder (red.), *Einführung in die slavischen Sprachen*, Darmstadt: Wissenschaftlichte Buchgesellschaft, 1998.
- František Daneček, *Český jazyk na přelomu tisíciletí*, Praha: Academia, 1997.

# Eksterne skakels

- Ústav pro jazyk český (http://www.ujc.cas.cz) - die Instituut vir Tsjeggies van die Tsjeggiese Akademie van Wetenskappe
- Slovník.seznam.cz (http://slovnik.seznam.cz) - Tsjeggiese woordeboeke van en na verskillende andere tale.
- Bohemica.com (http://www.bohemica.com)
- het Tsjechisch Forum (http://www.tsjechie.net)
- Czech for Foreigners (http://www.czlt.cz/)
- Online Czech Course for Foreigners (http://www.videocestina.cz/?lang=en)

Wikimedia Commons bevat media in verband met ***Czech language***.

Sien ***Tsjeggies*** in Wiktionary, die vrye woordeboek.

**Indo-Europese tale: Satem-tale: *Slawiese tale***

**Wes-Slawiese tale:**

Kasjoebies | Polabies (†) | Pools | Slowaaks | Silesies | Sorbies (Neder-Sorbies, Opper-Sorbies) | Rusyn (Rusnak) | Tsjeggies

**Oos-Slawiese tale:**

Oud-Oos-Slawies (†) | Oekraïens | Russies | Rusyn (Roeteens) | Wit-Russies

**Suid-Slawiese tale:**

Bulgaars | Masedonies | Sloweens | Serwo-Kroaties (Bosnies, Kroaties, Montenegryns, Serwies)

**Kunsmatige tale:**

Protoslawies | Kerkslawies (Ou Kerkslawies †)

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/in...ese_Republiek&action=edit) **Tale van die Tsjeggiese Republiek**

| | |
|---|---|
| **Amptelike taal** | Tsjeggies |
| **Minderheidstale** | Duits · Morawies · Pools · Romani · Slowaaks · Viëtnamees |
| **Gebaretale** | Tsjeggiese gebaretaal |

Sien ook: Minderheidstale van die Tsjeggiese Republiek

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?t...Kroasi%C3%AB&action=edit) **Tale van Kroasië**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Kroaties |

| | |
|---|---|
| **Minderheidstale** | Bosnies · Tsjeggies · Hongaars · Italiaans · Rusyn · Serwies · Slowaaks |
| **Gebaretale** | Joego-Slawiese gebaretaal |

Sien ook: Minderheidstale van Kroasië

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Oostenryk&action=edit) **Tale van Oostenryk**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Oostenrykse Duits |
| **Streekstale** | Burgenland-Kroaties · Hongaars · Romani · Slowaaks · Sloweens · Tsjeggies |
| **Nie-amptelike dialekte** | Alemannies · Beiers |
| **Gebaretale** | Oostenrykse gebaretaal |

Sien ook: Minderheidstale van Oostenryk

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Pole&action=edit) **Tale van Pole**

| | | |
|---|---|---|
| **Amptelike tale** | Pools | |
| **Minderheidstale** | **Erken** | Armeens · Duits · Hebreeus · Jiddisj · Karaim · Kasjoebies · Litaus · Oekraïens · Romani · Russies · Rusyn · Slowaaks · Tsjeggies · Wit-Russies |
| | **Onerken** | Silesies · Wilmesouries |
| | **Gebaretale** | Poolse Gebaretaal |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Roemenië&action=edit) **Tale van Roemenië**

| | |
|---|---|
| **Amptelike taal** | Roemeens |
| **Streeks-/ minderheidstale** | Albanees · Armeens · Bulgaars · Kroaties · Tsjeggies · Duits · Grieks · Hongaars · Italiaans · Macedonies · Pools · Romani · Russies · Rusyn · Serwies · Slowaaks · Krim-Tataars · Turks · Oekraïens · Jiddisj |
| **Gebaretale** | Roemeense gebaretaal |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Slowakye&action=edit) **Tale van Slowakye**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Slowaaks |
| **Minderheidstale** | Bulgaars · Kroaties · Tsjeggies · Duits · Hongaars · Pools · Romani · Rusyn · Oekraïens |
| **Gebaretale** | Slowaakse gebaretaal |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNE: XX534900 (http://catalogo.bne.es/uhtbin/authoritybrowse.cgi?action=display&authority_id=XX534900) · BNF: cb119459309 (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb119459309) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb119459309) · GND: 4061084-6 (https://d-nb.info/gnd/4061084-6) · LCCN: sh85035271 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh85035271) · NDL: 00573586 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00573586) |